


# GEMEENTE LAEVELD

# 1916 — 1966



# GEDENKSKRIF

**Nederduitsch Hervormde Kerk van Afrika**

**GEMEENTE LAEVELD**

**1916 – 1966**

# GEDENKSKRIF

Kort oorsig van die lewe in die Gemeente Laeveld
tydens die eerste vyftig jaar van sy bestaan.

Opgestel deur:

**Ds. P. W. van Heerden, BA., BD.**

(Predikant van die Gemeente 1961 - 1966).

GEDRUK TE KRUGERSDORP DEUR DIE

N. H. W. - PERS
POSBUS 171 — KRUGERSDORP
1966

*Opgedra aan*

*al die ampsdraers en lidmate van die Gemeente wat getrou was aan hulle Kerk in hierdie moeilike 50 jaar.*

# *Voorwoord*

DIT is 'n besondere gebeurtenis dat die Nederduitsch Hervormde Gemeente Laeveld vanjaar sy vyftigste bestaansjaar as 'n selfstandige gemeente kan gedenk. Dáármee vier die oudste gemeente van ons Kerk in die Oos-Transvaalse Laeveld, en seker een van die oudste Afrikaanse gemeentes in dié deel van ons land sy halfeeufees.

Dit is goed dat ds. P. W. van Heerden, ter herdenking van hierdie heuglike gebeurtenis die geskiedenis van die gemeente gedurende die afgelope halwe eeu beskrywe het. Ons, wat mense is, is kort van geheue en 'n gedenkskrif van hierdie aard is die aangewese hulpmiddel om ons voortdurend te herinner aan die pad wat agter lê. Immers alléén as ons die pad ken waarlangs ons gekom het, sal ons kan koersvat en koershou na die toekoms toe. Maar, behalwe dat hierdie werk die baanbrekers van die voorafgaande tyd huldig, is dit bowe-al goed dat ons hiermee en hierdeur herinner word aan die genade en barmhartigheid van die ewige God. Hy is dit wat die werk van die mens se hand bevestig as dit na sy wil is. Daarom is hierdie werkie van ds. van Heerden óók die beskrywing van die lankmoedigheid, genade en trou van God wat nie moeg word nie om die gemeente wat aan Hom bhoort, te vertroos, te bemoedig en te sterk deur Sy Woord en Gees.

Hierdie gemeentelike geskiedenis moet sy weg vind na elke huis sodat die gemeente kan voortgaan op die ingeslane weg van diensbaarheid aan God en aan die Evangelie van Jesus Christus. Maar ook in breër verband sal hierdie boekie verwelkom word want uit die geskiedenis van die gemeentes word die geskiedenis van die Kerk, wat die taak het om die Evangelie te verkondig eers goed duidelik.

Ons wil die hoop uitspreek dat die gemeentelike feesviering tot groot dankbaarheid teenoor die Heer van die Kerk aanleiding sal gee en dat die gemeente terselfdertyd met nuwe vertroue die toekoms tegemoet sal gaan wat aan Jesus Christus, die Here, behoort.

PROF. DR. A. D. PONT.

*Universiteit van Pretoria,*
*PRETORIA.*
*4 Julie 1966.*

# NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA GEMEENTE LAEVELD

## 1916 - 1966

**Inleiding :**

Die geskiedenis van die Nederduitsch Hervormde Kerk in die Laeveld van Noord Transvaal is nou verbind met die geskiedenis van die gebied oos van Pietersburg — so gevreesd weens die koors.. Die vroeë inwoners van hierdie gebied kan dan ook tereg baanbrekers en landskoonmakers genoem word. Ongunstige lewensomstandighede het hulle nie afgeskrik nie, want hoewel vol gevare, was die gebied ook vol belofte vir die toekoms. Hulle geloof en strewe na selfstandigheid het hulle die gebied laat binnetrek. Hulle was nie die fortuinsoekers wat die oos Transvaalse Laeveld toegestroom het nie, maar was die setlaars wat besitters van dié vrugbare landstreek wou word. Hier het hulle hul woning kom maak om die woeste wêreld in te breek en 'n maatskaplike orde na Christelike beskouing daar te stel. Geen wonder dat die gebied vandag nog 'n landelike karakter dra nie.

Die pioniers van die Noord Transvaalse Laeveld was gering in getal en het hulle omstreeks die einde van die vorige eeu in steeds groter getalle daar kom vestig. Onder die vroegste inwoners tel dan ook 'n groep sendelinge en sendingwerkers van die Rynse sending- genootskap wat onder die volgelinge van die Modjadji vroue-dinastie ge-arbei het. Ene Eerwaarde Reüter het dié werk begin. Vandag nog vind mens onder die ou inwoners groot waardering vir die werk van hierdie sendelinge selfs onder blankes in daardie vroegste jare.

**Aanleidende oorsake tot die selfstandigheid van die Gemeente Lägeveld.**

Die vroeë inwoners van die Laeveld het vroeg reeds 'n eie kerklike organisasie gehad met ampsdraers wat maar die werk moes doen sonder die gereelde leiding van predikante. Gevolglik was daar 'n hartlike samewerking tussen die lidmate van die drie Afrikaanse susterskerke, in dié sin dat almal wat maar enigsinds kon, die nagmaalsvieringe van die susterskerke bygewoon het. Die voor die handliggende rede hiervoor was die ylbewoonde gebied en die lang afstande na die gevestigde Kerk-sentrums. Die stadige vervoermiddel van dié tyd nl. die ossewa, muil- of donkie-wa en die lang pad, wat moeilik begaanbaar was onder die beste van weersomstandighede, het dit haas onmoontlik gemaak om die Kerk op Pietersburg dikwels te besoek. Daar is egter baie aanduidings dat hulle gereeld met Nagmaalsvierings die waens ingespan het en die lang pad na Pietersburg aangedurf het. Die begeerte om meer dikwels te kon aanbid in die Huis van die Here, was dan ook hulle groot dryfveer na kerklike selfstandigwording binne die raamwerk van 'n eie gemeente.

Hierbenewens was die behoefte aan 'n eie kerklike-erkende gemeentelike organisasie groot, veral nadat 'n gesamentlike kerkgebou op 'n stuk

grond wat geskenk is deur ene H. C. de Beer in die hande van die Nederduitsch Gereformeerde Kerk gekom het en nie langer beskikbaar was vir gebruik deur die Hervormde Kerk nie. Om administratiewe redes en ter wille van die stoflike en geestelike belange van die inwoners van die Laeveld, kon 'n eie gemeente nie lank uitbly nie. Om kort te gaan, kan gesê word dat 'n hele kompleks van oorsake bygedra het tot die selfstandigwording van dié gemeente van die Kerk in die Laeveld.

**Die stigtingsdatum van die Gemeente.**

Dit is opmerklik dat daar nêrens in die dokumente wat ter tafel was met die opstel van hierdie gedenkskrif 'n datum te vinde was wat as die stigtingsdatum van die Gemeente Lāgveld beskou kan word nie. Hierdie feit is kenmerkend van meer as een gemeente wat in daardie tyd ontstaan het. Ter verduideliking hiervan vermeld ons die feit dat die Doopregister dateer sedert 1913; Lidmate-register sedert 1914; Notules van die „Gemeente Lāgeveld" sedert 1914. Ook lees ons in die notule van 'n Kerkraadsvergadering van die Gemeente Pietersburg onder datum 26 Maart 1915 : „De Gemeente Duivelskloof heeft besloten zich af te stichten van Gemeente Pietersburg en niets te doen te hebben met beroep van een leraar . . . . ."

In die notule van die Gemeentevergadering van die Gemeente Pietersburg staan onder 15 Januarie 1916 : „Gemeente Zoutpansberg (d.i. Pietersburg) is derhalwe van heden af verdeeld in vier Gemeenten 1. Pietersburg; 2. Louis Trichardt; 3. Lägeveld; 4. P.P. Rust, aangesien die Kerkraden van de vier gemeenten zich onderling verstaan op dit punt . . . ." Dus kan die jaar 1916 amptelik geneem word as die jaar van selfstandigwording van die Gemeente Laeveld, administratief en organisatories. 1916 was die jaar van feitelike selfstandigwording en 1920 die jaar van formele selfstandigwording deur erkenning deur die Ringsvergadering wat vir baie jare afgevaardigdes van die Gemeente Lāgeveld sitting gegee het op sy vergaderinge, nog voordat die formele erkenning gegee is. Die selfstandigwording van die Gemeente Laeveld kan beskryf word as 'n proses wat tot die selfstandigheid gelei het, en nie as 'n gebeurtenis soos 'n afstigting wat ook selfstandigheid gee nie. Die Gemeente het ontstaan binne die resort van die Ring van Rustenburg.

**Die vóórgeskiedenis van die Gemeente Lāgeveld.**
**Inleiding.**

Die Gemeente Pietersburg het gestrek oor die hele Noord Transvaal. Dit het gegrens aan Rustenburg in die weste, Pretoria in die Suide, die Nasionale Kruger Wildtuin in die Ooste en die Limpopo as die noordelike grens. Dit was dan ook die taak van die predikant van Pietersburg om oral in dié gebied dienste te hou. Ook te Duivelskloof, wat later die sentrum van die gemeente Laeveld sou word, is dienste gehou. Kerklike reëlings van die gemeente Pietersburg het dus grootliks die voorgeskiedenis van die Gemeente Laeveld bepaal. In die begin is gewoonlik dienste gehou aan huis van wyle Veldkornet Willem Herculas Viljoen, in lewe 'n gesiene en hooggeëerde man. Hy was 'n stoere vegter, uitmuntende veldheer en volksman. Sy plaas en opstal was die sentrum van die ou Republiekeinse en kerklike gebeure van sy tyd, en die besoekende predi-

kante het altyd by hom tuisgegaan. Hoewel hyself nooit ampsdraer in die Kerk was nie vanweë sy hoë ampsposisie in die ou Zuid Afrikaanse Republiek, was hy 'n groot krag in die kerk. Sy drie seuns, M. D. Viljoen, W. H. Viljoen en P. J. Viljoen, het diep spore getrap op kerklike werf.



**WILLEM HERCULAS VILJOEN en ALETA ELIZABETH GREYLING**
**1845 — 1931 1852 — 1932**

**Gesamentlike Kerkgebou in Duivelskloof.**

In Duivelskloof is deur die drie susterskerke saamgespan en is 'n kerkgebou opgerig vir gebruik deur die drie Kerke. Sien hiervoor die fotostatiese afdruk van 'n artikel in die ,,Impala", die weekblad van die Laeveld, gedateer 28 Februarie 1964.



**DIE EERSTE KERK- EN SKOOL GEBOU IN DUIWELSKLOOF EN IN LETABADISTRIK.**

**Die laaste waens van die nagmaalgangers is besig om te vertrek vanaf die kerkplein op Duiwelskloof op 'n Maandagmôre na 'n nagmaalsviering.**

Die Kerkgebou het gestaan net onderkant die N.G. Kerkgebou op die plaas Schraalhans nou Duiwelskloof.

Die stuk grond was deur wyle Oom Hans de Beer eienaar van die plaas, en na wie die plaas vernoem was, gegee vir 'n gesamentlike Kerk vir aldrie die Afrikaanse Kerke. Die drie gemeentes het die gebou gesamentlik opgerig. Dit was net na die vrede. Die dak was van gras en is later vervang met sink.

In die gebou is in 1903 'n skool geopen onder die C.N.O. Departement. Die eerste onderwyser in Duiwelskloof en Letabadistrik was wyle mnr. Gerrit Haar.

Aan hierdie gesamentlike kerkgebou is 'n baie ongelukkige geskiedenis verbonde. Prof. S. P. Engelbrecht sê hiervan in sy „Die Nederduitsch Hervormde Gemeente Pietersburg (Zoutpansberg) — 1852-1952" op bladsy 110 en 111 : „Laeveld (Duiwelskloof) is in 1916 gestig. Die mense het hier gepoog om 'n gesamentlike kerkgebou vir die drie Hollands-Afrikaanse Gemeentes op te rig. Die Kerk is gebou, maar toe die Hervormde mense dit agterkom, was dit in besit van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk en moes hulle dit huur as hulle dit ook wou gebruik. Toe het die Hervormde Gemeente sy dienste in 'n skool gaan hou totdat in die begin van 1926 die teenswoordige kerkgebou ingewy is".

**Skenking van grond vir 'n eie kerkgebou.**

Voortspruitend uit hierdie bogenoemde teleurstelling vir die lidmate van die Hervormde Gemeente in Duiwelskloof, het 'n goedgesinde broeder van die Gereformeerde Kerk aan die Hervormers, netsoos aan sy eie Kerk, 'n morg grond geskenk. Hiervan lees ons in die notule van die Gemeentevergadering van 19 Junie 1915:

> „Vraag aan J. Labuschagne, schenker van een morgen grond. Aan wie geschonken ? Aan Gemeente Duivelskloof. Voorwaarde : alleen voor kerkdoeleinden".

Verder lees ons in die notule van die Kerkraad van 24 Desember 1915 :

> „Op voorstel van W. H. Viljoen ouderling en gesecondeer door P. J. Viljoen ouderling word besloten de gave van de heer Frederik Johannes Willem Labuschagne van zeker gedeelte „C" van dat gedeelte genaamd Vaalpens van de leningsplaats Schraalhans No. 2061 gelegen in het distrik Pietersburg, wijk Klein Letaba, groot een morgen, onder zodanige conditiën als gesteld door de heer Labuschagne te accepteeren in dank . . . ."

Hierdie grond is egter later verkoop omdat dit nie goed geleë was vir 'n kerkgebou nie. Die Gemeente het toe vier erwe in die opgemete dorpsgebied aangekoop waarop die kerk ook gebou is.

**Verandering van die naam van die stasie.**

Met die bou van die spoorlyn van Pietersburg na die Oos-Transvaalse Laeveld is die stasie van die dorp vernoem na die Bantoe-Reënkoningin, Modjadji. Dié naam het egter aanstoot gegee. Die Hervormde Kerk het hier die voortou geneem en vertoeë gerig tot die regering om die naam te verander. Nou lees ons in die notule van die Kerkraadsvergadering van 10 Junie 1916 :

> „Stationsnaam Modjadje is veranderd door ons verzoek".

En verder by die Gemeentevergadering 10 Junie :

> „De predikant heeft den Minister geschreven om den naam Madjadje weg te nemen".

As sterke argument is blykbaar gebruik die feit dat die poskantoor reeds lank die naam van Duiwelskloof dra. Hier het ons die eienaardigheid dat die naam van 'n privaatplaas heeltemaal buite die dorp geneem is as naam vir die poskantoor en later vir die stasie. Die dorp het toe later rondom hierdie poskantoor en stasie ontstaan. Die rede hiervoor is dat „Duivelskloof" die naam was van die plaas van Veldkornet W. H. Viljoen, en dat die gemeenskap hom op dié wyse wou vereer.



DS. P. W. VAN DRIMMELEN

**Die beginjare van die Gemeente.**

Dit was gedurende die dienstyd van Ds. P. van Drimmelen as predikant van Pietersburg (1914 - 1919) dat die Gemeente Laeveld selfstandig geword het. Die jare 1914 tot en met sy dood op 25 Februarie 1919 was hy predikant ook van Laeveld. Ondanks die stremminge wat teweeggebring is deur die Tweede Wêreldoorlog het die gemeente in hierdie tyd sterk gegroei onder sy bekwame leiding. Ds. P. van Drimmelen is gebore op 9 November 1873 te Tegal (Java) en oorlede te Lulanga op 25 Februarie 1919 aan Spaanse griep. Sy dienste in die gemeentes is dan ook altyd hoog aangeprys. Hy was voorheen predikant van Zeerust en het in Desember 1914 die beroep na Zoutpansberg (Pietersburg) aangeneem.

Na wat ons kon vasstel, het die volgende broeders as ouderlinge en diakens op die kerkraad gedien in 1919: nl. M. D. Viljoen, H. C. de Beer, S. P. J. van Vuuren, M. C. J. van Schalkwyk, J. J. du Preez, P. J. Viljoen, L. M. Bronkhorst, N. Venter, en J. H. de Beer met Oudl. H. C. de Beer as Scriba.

Nadat die gemeentes van Pietersburg en Laeveld in kombinasie herhaalde male tervergeefs beroep het, het ds. W. P. J. Poen, hulpleraar van die Ned. Gereformeerde Gemeente Durban, in 1922 die beroep aan-

geneem en is hy in die gemeente van Pietersburg bevestig op 25 November. In Maart 1926 verhuis hy na Potchefstroom waarheen hy 'n beroep aangeneem het. Dit is opmerklik dat die Gemeente Laeveld gedurende die drie jaar wat hy vakant was ná die dood van ds. van Drimmelen, bedien is deur drie besoekende predikante wat as konsulente diens gedoen het, nl. ds. H. D. van Broekhuizen, dr. H. C. M. Fourie en ds. D. F. Erasmus (Snr.).

**Die jare 1919 tot 1926.**

Hierdie sewe jaar maak deel uit van die gelukkigste jare wat die Gemeente Laeveld geken het. In dié tyd was daar 'n gestadigde groei. Die Gemeente het die afsterwe van ds. van Drimmelen diep gevoel. Op sy vergadering van 12 April het die Gemeente dan ook opdrag gegee aan ds. van Broekhuizen, die konsulent, om 'n brief van meegevoel aan mev. (weduwee) Van Drimmelen te skrywe, en het ook 'n bedrag van £11 as geskenk aan haar gestuur.

Hartlik en groot was die samewerking van die Gemeente in hierdie tyd. Hulle het geweet dat hulle krag in eenheid en eenvormige optrede lê. Die feite bewys dan ook dat hulle baie goed presteer het. Van die vroegste begin van die selfstandige bestaan van die Gemeente af, is basaars gehou; en dit is tot vandag toe 'n belangrike bron van inkomste vir die Gemeente. Ongeag die feit dat ons eers uit die notule van die Gemeentevergadering van 19 Oktober 1918 verneem van die eerste basaarkommissie se verkiesing, is dit tog duidelik dat die gemeente bekend was met hierdie praktyk omdat die genoemde kommissie slegs verkies is sonder enige bespreking asof reeds 'n ou instelling. Hierdie basaarkommissie het bestaan uit die volgende lede, almal broeders : S. P. J. van Vuuren, M. C. J. van Schalkwyk, J. J. du Preez, L. M. Bronkhorst, H. C. de Beer, en N. Venter(almal lede van die Kerkraad) en verder uit die Gemeente : J. Ferreira, J. H. de Beer, M. D. viljoen, C. S. Muller, en H. J. Botha. Die basaars wat gehou is, was dan ook steeds 'n groot sukses.

Die goeie tyd wat die Gemeente beleef het, openbaar hom ook in die feit dat die Kerkraad temidde van die stoflike voorspoed hulle plig as wagters oor die huis en stad van God nie versuim het nie. Steeds het hulle gewaak oor die vroomheid van leer en lewe in die Gemeente. Onder datum van 11 April 1919 staan opgeteken in die notuleboek van Kerkraadsvergaderings dat 'n sekere suster, 'n weduwee, opgeroep is voor die Kerkraad „wegens zonde waarin zij vervallen is". Sy het egter versuim om te verskyn en is toe onder sensuur geplaas vir minagting van die kerklike opsig. Vele gevalle hiervan is bekend uit die notules. Die Kerkraad het nie net vermanend opgetree nie, maar het die tug uitgeoefen in die volle sin van die woord. So lees ons weer onder datum 9 September 1921 dat Diak. Chris Muller vra : „of die naam van Piet Strydom nie van die Gemeente Boek geskrap kan word daar hy 'n hopelose lid is en seer sleg van gedrag".

Die probleme was egter ook daar. Reeds in 1919 kom dit voor dat die samewerking tussen die susterkerke nie meer is wat dit aan die begin van die eeu was nie. Beswaar word op die Kerkraadsvergadering van 11 April gemaak teen die praktyk wat ander Kerke gehad het om kinders van lidmate van die Hervormde Kerk te doop sonder toestemming of

medewete van die Kerkraad. Insake ene broeder Pieter Botha sou oudl. H. C. de Beer ene ds. Swarts gaan spreek het in opdrag van die Kerkraad.



**DR. H. C. M. FOURIE**

Omstreeks 1920 was wyle dr. H. C. M. Fourie die konsulent van die Gemeente Laeveld. En nou blyk dit uit die notules dat hy die gewoonte gehad het met die opening van die amptelike vergaderinge van die Kerkraad en Gemeente ná die skriflesing 'n toepaslike rede te lewer. Dit het van elke vergadering eintlik 'n gebeurtenis gemaak. Sy dienste in die Gemeente is dan ook hoog waardeer. Onder sy leiding het die eerste stemme opgegaan vir die bou van 'n eie Kerkgebou. Dit het begin met 'n diskussie oor die grond wat aan die Gemeente geskenk is deur die heer Labuschagne. Ons lees hiervan:

> „Broeder Van Vuuren spreek over die kerkgrond die op een ongeschikte plek leg dich by een reviertje overdek van moras, en steld voor die grond om te ruil voor een ander geschikte plek, gesekondeerd door br. H. J. Botha, algemeen aangenomen."

Ná 'n klaarblyklike verskil met die Kerkraad van die Nederduitsch Hervormde of Gereformeerde Kerk van Duiwelskloof insake die gesamentlike kerkgebou op Schraalhans, word die Gemeente nou ernstiger om 'n eie kerkgebou te hê. Die Kerkraad spreek die wens uit dat die Gemeente 'n gebou sal oprig as tydelike huisvesting van die Gemeentelike

verrigtinge, op die kerkgrond, maar dan só dat dit nie in die pad sal staan as later 'n groter kerk gebou word nie. Verder dat dit gebou sal word dat elkeen iets sal bysit, soos stene, hout, vensters ens. Grootte van Kerk: 4 vensters, 2 deure, sinkdak en ronde-hout vir timmerasie. Die boukommissie sal wees : C. S. Muller, J. Haar en H. Botha en verder twee lede deur die Gemeente gekies. Ds. D. F. Erasmus tree op as voorsitter by die Gemeentevergadering waar die saak gestel word en die Gemeente dit goedkeur. Die Gemeente is gevra om vrywillig materiaal te skenk en hulle arbeid te gee.

Wat egter die werk geweldig vertraag het, is die gebrek aan fondse Die mense was arm en geld was skaars. Toe die Gemeente egter bewus geword het van die feit dat enige goedere wat verhandelbaar is vir die Kerk se boufonds gegee kan word, het sake sommer beter gegaan. Ons lees notule van Gemeentevergadering 22 Mei 1922 : ,,Die volgende broeders en susters beloofde te gee als volg : Br. B .Olivier, os; Van Vuuren, 3 Afrikanerverse, die binnekort sal kalf; Suster N. Vorster, os; J. J. du Preez, 10,000 stene; R. van Rooyen, os.'' Die offervaardigheid van die Gemeente is duidelik. Interessant is dat die Kerkraad selfs die katel in die konsistorie te koop aangebied het vir £1 ,,als boufonds''.

**DS. W. P. J. POEN**

In hierdie tyd was ds. W. P. J. Poen die predikant. Hy was leraar van Pietersburg, maar deur Kombinasie met Laeveld, Louis Trichardt en Potgietersrus, ook hulle predikant. Ds. Poen se volle traktement was £400 per jaar waarvan die Gemeente Laeveld £72 per jaar bygedra het. Ds. Poen was 'n troue werker en het gedurig vermanend en aansporend gespreek. Telkens druk hy dit die ouers op die hart om tog hulle plig teenoor hulle kinders te doen en hulle na die sondagskool te stuur. Ook vra hy dat meer sondagskole opgerig sal word. Dit omdat die bediening van die Woord vanweë die uitgestrektheid van sy arbeidsveld nie so dikwels in die gemeente kon geskied nie.



Die Kerkraad het ook geweet wat sy plig is teenoor ander liggame wat geestelike werk doen. So vind ons dat die kerkraad so vroeg as 1923 reeds 'n lewendige belangstelling het vir die werk van die Britse en Buitelandse Bybelgenootskap. As 'n vaste

reëling vir komende jare het hulle besluit om „een kollekte per jaar te gee aan die genootskap die Bybels rondstuur in alle tale en in alle lande".

'n Ander saak wat ons nie onopgemerk kan laat verbygaan nie, is die beskrywingspunt wat die Kerkraad opgestuur het na die Ringsvergadering in sy sitting van 1924 nl.: „Die Ring moet stappe neem en sien of daar nie 'n verandering kan gemaak word in die sabbatsheiliging n.m. (nl.) danse ná 12 uur namiddag op Saterdae". 'n Ander buitengewone beskrywingspunt was „die Ring te vra om Laeveld te help kerkbou".

Teen die einde van 1923 het die boukommissie nog nie daadwerklik met die bou van 'n kerk kon begin nie, omdat daar nog nie genoegsaam fondse was nie. 'n Nuwe boukommissie moes gekies word, maar die Gemeente het die bestaande kommissie in sy geheel herkies. 'n Verandering het egter ingetree ten opsigte van die planne. Die boukommissie het afgesien van die idee van 'n voorlopige gebou en wil nou 'n goeie en permanente gebou oprig. Die Gemeente besluit om 'n kerk te bou met 400 sitplekke en magtig die boukommissie tot 'n bedrag van £500, en gee opdrag dat die werk per kontrak uitgegee sal word. Daar is ook besluit om die boumeester van die dorp, mnr. A. Kurtzahn, te vra om 'n plan.

Die Gemeente het nou ywerig aan die werk gespring om die fondse vir die bou van die kerk in te samel. Etlike kollekte-lyste was in omloop en by ieder en 'n elk is gekollekteer. Selfs by hoë regeringsamptenare. Uit die notule van die Gemeentevergadering van 17 Mei 1924 verneem ons dat die Gemeente opdrag gee tot 'n skrywe van dank aan Adv. Oswald Pirow vir sy donasie van £5. 5. 0. op die kerkboufonds-lys van J. Haar.

Dit wil nou lyk of die kerk gebou gaan word. Planne is verkry en goedgekeur deur die Kerkraad en die boukontrak is toegeken aan mnr. Kurtzahn. Op 'n Gemeentevergadering van 30 Augustus 1924 doen ds. Poen aan die hand dat die Gemeente die Kerkraad sal magtig om bankoortrekkingsgeriewe te reël tot 'n bedrag van £300 om die werk te kan afhandel. Dit word die besluit van die vergadering. Die gebou sal opgerig word op die vier erwe wat in die dorpsgebied aangekoop is.

Omdat J. Haar bedank het as scriba, het hy ook sitting verloor op die boukommissie. In sy plek is Oudl. C. S. Muller gekies as scriba, en Br. F. J. H. Botha as boukommissie-lid en dan terselfdertyd as sekretaris-Kassier daarvan. By geleentheid van hierdie Gemeentevergadering van Augustus 1924 word bepaal dat die hoeksteenlegging van die kerk sal plaasvind met die Novembermaand se nagmaalsviering. Die datum word vasgestel op 23 November 1924 sodat die hoeksteen bestel kon word.

Die fondament van die kerk is deur die gemeentelede gebou met groot klippe wat met ossewaens aangery is. Die sand vir die sement is aangestuur deur br. C. S. Muller, D. J. Buitendag en N. J. van Schalkwyk wat elkeen twee trokke van vierteen ton elk beloof het. Ook br. F. J. H. Botha het 'n trok van veertien ton gelaai op Mooketsi-stasie. Op 22 November rapporteer ds. Poen aan die Kerkraad dat die fondament nou gelê is, en die kerk hopelik ook gou klaar sal wees. Op hierdie stadium besluit die Gemeente dat die werk nou aan n „kontrakter"

gegee sal word, by name mnr. Kurtzahn. Op 23 November 1924 is die hoeksteen dan ook gelê deur ds. Poen.

Die jaar 1925 word gekenmerk deur harde en volgehoue fondsinsameling om die kerk te betaal. Almal het hiertoe meegewerk. 'n Bekende afgetrede kerkraadslid, oudl. P. C. Helberg was in dié tyd 'n groot steun vir die Gemeente.

Op 'n Kerkraadsvergadering wat gehou is 4 Desember 1925 is die reëlings getref vir die verrigtinge met die inwyding van die Kerkgebou die volgende dag. Daar sal 'n optog wees vanaf die skoolgebou waar die gemeente sy dienste gehou het na die kerkgebou. Verder soos volg:

1. Oudl. C. S. Muller is die seremoniemeester.
2. Oud-oudl. J. J. du Preez plaas die Bybel op die kansel.
3. Boumeester Kurtzahn sal die sleutel afgee aan die voorsitter van die Boukommissie, Br. W. H. Vlijoen.
4. Die volgorde van die optog:

   Oudl. C. S. Muller, oudl. du Preez, ds. Poen met die drie kerke se kerkraadslede, boukommissielede met boumeester.

   Al die dorpsraadslede en regeringslede, al die mansldimate, al die vrouelidmate, al die kinders

   en dan die algemene publiek.



**Oud.-oudl. P. C. Helberg afgeneem saam met sy vrou by geleentheid van 'n Nagmaalsviering op die Kerkplein te Duiwelskloof.**

Verder:

1. Sing by kerkdeur.
2. In die naam van die Here sal die voorsitter van die Boukommissie gevra word om die sleutel te oorhandig aan ds. Poen.
3. Basaar begin 10.30 vm.
4. Inwydingsdiens begin 3 nm. by die skoolgebou.



**Foto geneem met die inwyding van die Kerkgebou op Saterdag 5 Desember 1925.**



5. Voorbereidingsdiens 7.30 nm.
6. Nagmaalsviering die volgende dag.

Op luisteryke wyse het die inwyding dan ook verloop. 'n Groot skare was teenwoordig.

By geleentheid van die inwyding van die Kerk op 5 Desember 1925 het 'n groep jongmense belydenis van geloof afgelê. Sien die foto.

**Oudl. H. C. de Beer wat bedank het as ouderling op 4 Desember 1925. saam met sy vrou en seun.**



**Voor: Ds. W. P. J. Poen en oudl. C. S. Muller.**
**Susters van links na regs: Johanna Botha, Dallie Oeschar, Catharina Nel, Maria Hartzenberg, Lettie van Vuuren, Annie de Beer, Johanna Pienaar, Hendrina Harmse, Stoffelina Harmse, Susana Strandberg.**
**Broeders van links na regs: Gert Hartzenberg, Carel de Beer en John McDonald**
**Agter: Onbekend.**

In die plek van Oudl. H. C. de Beer is toe gekies as ouderling diaken P. J. S. J. L. Venter. 'n Jaar later is broeder de Beer egter wee rgekies as ouderling en het hy dit ook weer aangeneem.

Aan die begin van 1826 neem ds. Poen 'n beroep aan na die Gemeente Potchefstroom en was die gemeente van Laeveld weereens aangewys op die dienste van sy konsulent. Ds. J. G. M. Dreyer tree nou vir ses maande op as voorsitter van die Kerkraad, en die Kerkraad beroep weer in kombinasie met Pietersburg en Louis Trichardt. Beroep word deur die gekombineerde Kerkraadsvergadering uitgebring op ds. H. P. Wolmarans wat ná korrespondensie met die Kerkrade aanneem na die twee gemeentes nl. Pietersburg en Laeveld.

Met die inwyding van die kerkgebou teen die einde van 1925 was dit in werklikheid ook net die gebou wat voltooi was. Daar was nog geen ameublement in die gebou nie. Met kerkgeleenthede het elkeen maar sy eie stoel saamgebring. Daar was selfs geen preekstoel of orrel in die kerk nie. Op 21 Mei 1926 tydens sy vergadering ontvang die kerkraad 'n brief van die voorsitter van die Jongelinge Saamwerk, br. J. F. H. Haar, waarin hy sê dat sy vereniging 'n orrel skenk aan die Gemeente.. Ds. J. G. M.

Dreyer spreek in die vergadering 'n woord van hartlike dank aan dié vereniging vir die pragtige geskenk. Eers in 1929 sou kwotasis gevra word vir 'n preekstoel en in 1930 sou dit geïnstaleer word. Vir die gerief van die predikant wat altyd vanaf Pietersburg hier moet kom kerkhou, het die Gemeente 'n katel, matras en wastafel aangekoop. Die wastafel is vandag nog in gebruik.

Op voordrag van ds. Dreyer het die Kerkraad besluit om die Augustusmaand se voorbereidingsdienskollekte af te staan vir hulp aan die Gemeentes van ons Kerk in Rhodesië.

As afgevaardigdes na die bevestiging van ds. Wolmarans in die Gemeente Pietersburg is gekies Oudle. C. S. Muller en S. P. J. van Vuuren. Die eerste Kerkraadsvergadering waarby ds. Wolmarans voorgesit het, is gehou op 19 Februarie 1927 in die konsistorie van die Kerkgebou van die Gemeente Laeveld. Teenwoordig op hierdie vergadering was: Ds. Wolmarans, oudle. J. J. du Preez, C. S. Muller en S. P. J. van Vuuren; en diakens : N. J. van Schalkwyk, H. L. J. Bronkhorst, A. de Villiers en P. J. S. J. L. Venter. By hierdie vergadering het oudl. J. J. du Preez bedank as ouderling. Tot die eerste sondagskoolsuperintendent is gekies diak. A. de Villiers.

Met ds. Wolmarans aan die stuur het sake weer gevlot. Die bietjie geld wat uitstaande was op die kerkgebou is gou ingevorder en die kerklewe het sy normale gang gegaan. In Mei 1928 vind ons egter dat 'n nuwe geslag ampsdraers op die Kerkraad verkies word, by name as



**KERKRAADSLEDE AUGUSTUS 1928.**
**V.l.n.r.: C. S. Muller, H. C. de Beer, D. J. Venter, H. L. Bronkhorst, P. Z. de Beer, A. H. Helberg, N. J. van Schalkwyk, H. P. van Schalkwyk en G. J. van der Gryp.**

ouderlinge br. W. H. (Willie) Lombard en D. J. (Daan) Venter, en as diakens br. G. J. van der Gryp en A. H. A. P. Helberg. In die plek van oudl. C. S. Muller wat as scriba bedank het, is Z. J. Bronkhorst verkies.

**Die dienstyd van ds. H. P. Wolmarans in**

**Gemeente Laeveld.**

Nadat hy twee jaar in die Gemeente werksaam was, vra Ds. Wolmarans 'n jaar studie-verlof om na Europa te kan gaan om sy studie te voltooi. Hy onderneem om ds. Strydom te kry om sy plek vir 'n jaar vol te staan. Ook sal 'n student C. H. Muller teen die einde van die jaar afstudeer en moontlik kom help. Die verlof is toegestaan en spoedig hierna het ds. Wolmarans vertrek. Gedurende sy afwesigheid het ds. J. J. Prinsloo, predikant van Rustenburg, opgetree as konsulent tot Augustusmaand 1931, waarna eers ds. C. H. Rautenbach en toe weer ds. Prinsloo tentyde van die terugkoms van ds. Wolmarans uit Nederland.



DS. H. P. WOLMARANS

Toe die jaar studie-verlof byna verstreke was en dit vir ds. Wolmarans duidelik was dat hy nie sy studie sal voltooi binne die toegestane verloftyd nie, het hy aan die Kerkrade van Pietersburg en Laeveld geskrywe om sy verlof te verleng of sy ontslag te gee as hulle predikant. In oorleg met mekaar het die twee Kerkrade toe besluit om ds. Wolmarans se verlof onbepaald te verleng. Hy is dienooreenkomstig berig en het sy dankbaarheid hiervoor betuig. Teen die einde van 1931 skryf hy aan die Kerkraad dat hy meen om in Julie-maand terug te wees in die Gemeentes.

Onder die bekwame en toegewyde leiding van die konsulente het die gemeentes steeds gegroei, en het die kerkraadslede volgehou om groot opofferings te doen vir hulle Kerk. Om te dink dat die hele uitgestrekte Laeveld in vyf wyke verdeel was, laat mens verbaas staan.



**Groep nuwe Belydende Lidmate afgeneem op 14 Mei 1932. Heel agter staan v.l.n.r. Oudl. C. S. Muller, ds. J. J. Prinsloo, diak. A. H. Helberg en oudl. H. J. L. Bronkhorst.**

Met ingang 1930 is diak. A. H. A. P. Helberg gekies as scriba terwyl hy reeds vir etlike jare ook die orrelis was. Saam met oudl. D. J. Venter word hy ook afgevaardig na die Ringsvergadering van 1933.

Nadat hy op 29 April 1932 aan die Universiteit van Groningen tot doktor in die Godgeleerdheid gepromoveer het, keer dr. H. P. Wolmarans terug en hervat hy sy werksaamhede in die Gemeente Laeveld op die 19de Augustus. Vir nog vyf jaar sou hy die Gemeente bedien.

Dit is opmerklik dat die Kerkraad voortaan baie meer aandag skenk aan die geestelike dinge omdat die materiële behoeftes soveel minder geword het ná die inwyding van die Kerk. Aandag word byvoorbeeld geskenk aan die sekte-bedrywighede in die omgewing en in só 'n mate dat 'n openbare diskussie gevoer is met die Russeliete-leiers. Hierdie saak het groot belangstelling uitgelok veral omdat dit in samewerking was met die twee susterskerke. Dr. Wolmarans het begin om 'n „Kerkbrief" uit te stuur in die Gemeente en dit het veel bygedra tot die geestelike groei van die lidmate. Op 'n Kerkraadsvergadering gehou op 4 Mei 1934 het die Kerkraad aandag gegee aan die swak belangstelling wat ons lidmate oor die algemeen openbaar teenoor skoolkomitee-verkiesings. Met die verkiesing van 'n nuwe skoolkomitee vir die skool op Duiwelskloof wat binnekort sou wees, het die Kerkraad besluit om die belangrikheid hiervan onder die aandag van die Gemeente te bring.

Die Kerkraad het steeds onvermoeid voortgegaan om die opsig oor die Gemeente uit te oefen. Op sy vergaderinge het hy hierdie taak nie

verwaarloos nie. Vermeldingswaardig is die geval waar die Kerkraad 'n suster van die Gemeente wat 'n weduwee was 'n vermanende brief geskrywe het omdat sy 'n dansparty in haar huis gegee het.

Dit is opvallend hoe sterk die problematiek van dans op die voorgrond getree het. Só dat selfs 'n beskrywingspunt na die Ringsvergadering hieroor gestuur is! Hieroor het oudl. H. L. Bronkhorst soos volg rapporteer: „hulle (die Ringsvergadering) spreek hulle nie uit daaroor nie. Hulle kan geen besliste wet daaroor passeer nie, en sê dat dit geen plek is vir 'n predikant om te gaan nie. Dit is so te sê pêrels voor die swyne werp". Die Hervormde Kerkpraktyk van alle eeue spreek weer hier nl. dat die Kerk nie lewe na wette en reëls wat hy opstel nie, maar lewe uit gesindheid en beginsels, deur die geloof.

Op 18 Februarie 1935 neem die Kerkraad kennis dat dr. Wolmarans benoem is as dosent aan die Teologiese Fakulteit van ons Kerk aan die Universiteit van Pretoria. Dit het beteken dat hy lesings aan die studente sal moet gee. Intussen bly die predikant van die Gemeente. Op die Kerkraadsvergadering van 14 November 1936 waarop ds. G. P. J. Grobler ook teenwoordig is, maak dr. Wolmarans bekend dat hy 'n beroep ontvang het na die Gemeent Witbank en dat hy dit ernstig oorweeg om aan te neem aangesien dit in belang van die Kerk is dat hy nader aan Pretoria sal wees. Hy bedank egter die beroep. Op 12 Maart 1937 sit hy voor by 'n Buitengewone vergadering van die Kerkraad waar hy bekendmaak dat hy 'n beroep ontvang het na die Gemeente Boksburg en dit ook aangeneem het. Dit word gereël dat hy met die Mei-maand se Nagmaal sal afskeid neem van die Gemeente. As afgevaardigdes na die ontslag-vergadering wat te Pietersburg gehou sal word, is gekies ould. D. J. Venter en diak R. J. Coertze.

Die Kerkraadsvergadering van 15 Mei 1937, die laaste vergadering van dr. Wolmarans in die Gemeente Laeveld as predikant van die Gemeente, was 'n besondere vergadering. Dit was 'n besondere gebeurtenis omdat by hierdie vergadering afgevaardigdes was van die Gemeente Louis Trichardt met die oog op 'n kombinasie met Laeveld. Hulle is uitgenooi deur die twee afgevaardigdes van Laeveld wat die ontslagsvergadering op Pietersburg gaan bywoon het. Die Kerkraad het, nadat die afvaardiging gehoor is, besluit om bespreking van die saak uit te stel totdat die Gemeente ds. J. J. Engelbrecht, die predikant van Louis Trichardt, gehoor preek het. Met die Gemeentevergadering die middag ná die voorbereidingsdiens het die Gemeente dan ook toestemming verleên aan die Kerkraad om met Louis Trichardt te kombineer. Hierdie verrigtinge het gestaan onder voorsitterskap van ds. G. P. J. Grobler die konsulent van die Gemeente.

Saterdagaand 15 Mei het die Gemeente afskeid geneem van dr. en mevrou Wolmarans. Oudl. A. Pienaar het die woord gedoen namens die Kerkraad, en br. C. S. Muller namens die Gemeente en ook die afskeidsadres oorhandig. Só is sy dienstyd van 10 jaar in die Gemeente Laeveld beëindig.

Met die Augustus-maand se Nagmaalsviering tree nog 'n besoekende predikant voor die Gemeente op, tewete ds. S. P. J. J. van Rensburg, tans Professor aan die Teologiese Fakulteit van die Universiteit van Pretoria waar ons predikante opgelei word. Hy neem twee dienste waar

die naweek. By hierdie geleentheid het die Kerkraad en Gemeente met leedwese verneem van die afsterwe van ds. W. P. J. Poen, en 'n mosie van roubeklag staande aangeneem in die vergaderinge.

Andermaal het die Kerkraad sy kommer uitgespreek oor die swak kennis van die jongmense wat hulle aanmeld vir kategese met die oog op belydenis, en het hy besluit om diegene weg te wys wat enigsinds 'n swak kennis openbaar. Die belangrikheid van goeie sondagskoolonderrig is weer beklemtoon. Omdat die sondagskool maar nie wou slaag nie, nadat 'n poging aangewend is deur o.a. diaken R. J. Coertze en oudl. G. J. van der Gryp, word diaken F. J. H. Botha benoem tot Sondagskool-superintendent met opdrag om tog sy bes te doen. Omdat diaken R. J. Coertze verplaas is na Standerton moes hy die tuig neerlê as scriba. In sy plek is gekies oudl. H. C. de Beer vir die soveelste maal. Ook is broeder Fanie Marais wat vir baie jare scriba van die Gemeente Tzaneen was, nou gekies as diaken vir die wyk Ofcolaco.

Ter wille van die interessante kan ons net hier meld dat die nagmaalstafel wat vandag nog in die kerkgebou op Duiwelskloof gebruik word, deur die „Vroue-werkgeselskap" van die Gemeente gekoop is en aan die Gemeente geskenk is. Dit het £17. 10. 0 gekos. Die ligte in die kerk is ook deur hulle geïnstalleer. Die groot dennebome om die kerk is in Mei 1939 geplant deur oudl. G. J. van der Gryp en aan die Gemeente geskenk.

Met die Kerkraadsvergadering van 9 November 1940 gee ds. Engelbrecht kennis aan die Kerkraad dat hy die beroep na die Gemeente Zwartruggens aangeneem het en sy afskeidspreek sal hou die Sondagaand. Só raak die Gemeente weereens vakant.

Onder voorsitterskap van dr. H. P. Wolmarans vergader die Kerkraad in Februarie 1941 waar dit duidelik blyk dat hulle weer met Louis Trichardt wil kombineer met die oog daarop om te beroep. Om hierdie rede het hulle die aanbod van die Gemeente Potgietersrus om met hulle te kombineer afgewys ten gunste van Louis Trichardt. Oudl. H. C. de Beer en W. H. Lombard is afgevaardig na Louis Trichardt in verband met die beroep van 'n predikant, maar het opdrag gekry om te vra dat daar nie voor Desember-maand beroep sal word. Hulle rapporteer dan ook by die volgende Kerkraadsvergadering dat Louis Trichardt hulle sienswyse deel. As rede noem hulle die oorlog en die droogte.

Op hierdie selfde Kerkraadsvergadering van 10 Mei bedank ouderling H. C. de Beer as scriba en ouderling omdat hy die distrik gaan verlaat. Woorde van groot waardering is tot hom gerig aangesien hy die Kerk in die Laeveld vir byna 35 jaar gedien het as diaken, ouderling en scriba. Sy vertrek beteken 'n groot verlies vir die Gemeente en gemeenskap. In sy plek is diaken A. H. A. P. Helberg gekies as ouderling, maar neem dit nie aan nie, en diaken C. J. van Schalkwyk is gekies as scriba. Ouderling Willie Lombard is nou die kassier van die Gemeente.

Met sy vergadering van 25 April 1942 meen die Kerkraad dat 'n jaar verstryk het sedert ds. Engelbrecht die beroep na Zwartruggens aangeneem het, en dat hulle nou weer die beroepswerksaamhede moet hervat. Hulle besluit om met Louis Trichardt in verbinding te tree, en indien hulle nie nou wil beroep nie, 'n poging aangewend sal word om

tydelik met Pietersburg te kombineer. Louis Trichardt sien egter nie sy weg oop om voor die einde van oorlog te beroep nie, waarop die Kerkraad van Laeveld dadelik onderhandelings aanknoop met Pietersburg se Kerkraad. Die kombinasie wat só tot stand gekom het, sou in werking tree vanaf 1 Januarie 1943. Ds. G. J. J. Roos, predikant van Pietersburg word nou ook die predikant van Laeveld, en sit voor by die Kerkraadsvergadering van 13 Februarie, nadat ds. C. S. v. H. Steenekamp, die konsulent van die Gemeente, die voorsitterstoel aan hom oorhandig het.

Die eerste taak van hierdie nuwe Kerkraad was om die besluit te neem om die een morg grond wat byna 30 jaar gelede aan die gemeente geskenk is deur wyle meneer Labuschagne, en nie geskik was vir kerkbou nie, nou te verkoop. 'n Aanbod van £130 is ontvang en aangeneeem. Vervolgens besluit die Kerkraad om die een morg grond van br. F. J. H. Botha wat aan die kerkgrond grens van hom te koop teen £100. Die Gemeentevergadering van 12 Februarie gee so opdrag aan die Kerkraad.

Gedurende die dienstyd van ds. Roos het 'n kerkboufonds vir 'n kerkgebou op Tzaneen tot stand gekom. Die entoesiasme hiervoor was nie groot nie, maar het algaande gegroei en eindelik gelei tot die afstigting van die Gemeente Tzaneen.

Op 11 November 1944 vind die Kerkraadsvergadering plaas waar ds. G. J. J. Roos berig gee dat hy die beroep na die Gemeente Bronkhorspruit aangeneem. Hy ontvang sy ontslag onder voorsitterskap van ds. C. S. v. H. Steenekamp, die konsulent, en die Kerkraad reël dat ds. Roos die sondag sy afskeidspreek sal gee, by welke geleentheid 'n geskenk aan hom en mevrou oorhandig sal word. Op die Gemeentevergadering is br. Herklaas Botha gekies as ouderling vir die wyk Mooketsi.

In hierdie tyd van herderloosheid is die Gemeente op die Ringsvergadering wat sitting gehad het op Louis Trichardt verteenwoordig deur oudl. W. H. Lombard en diak. H. W. Botha.

Op die eerste vergadering in die Gemeente waar ds. A. J. G. Oosthuizen as die nuwe konsulent voorgaan, is oudl. G. J. van der Gryp gekies as scriba in die plek van diak. C. J. van Schalkwyk wat bedank het. Ook kom by hierdie geleentheid die saak van selfstandig te beroep die eerste keer na vore. Tog besluit die Gemeente dat hoewel dit die beste is, hulle voorlopig in kombinasie moet bly met 'n buurgemeente. Intussen kan fondse ingesamel word vir die bou van 'n pastorie. In Novembermaand word die eerste poging aangewend en is kollektelyste gesirkuleer om 'n pastorie in Duiwelskloof en 'n kerkgebou in Tzaneen op te rig. Van nou af sou die Gemeente hard begin werk het, en veral met groot gemeente-basaars en wyksfunksies die fonds bou.

Die poging om met Pietersburg te kombineer, het misluk omdat die voorwaardes van Pietersburg onaanvaarbaar was vir die Kerkraad van Laeveld. Die koste tot die predikantstandplaas was te hoog. 'n Brief van die Gemeente Zoekmekaar dien terselfdertyd voor die Kerkraad, maar die Kerkraad besluit om hulle te berig dat die versoek insake kombinasie met hulle later oorweeg sal word. Die Gemeente gee op sy vergadering van 11 Mei 1946 opdrag aan die Kerkraad om selfstandig te beroep, en herhaal dié opdrag met sy Augustus-vergadering.



DS. A. J. G. OOSTHUIZEN

Op 9 November beroep die Kerkraad sy konsulent, ds. A. J. G. Oosthuizen, maar hy wys dit die volgende dag af ná die danksseggingsdiens. As rede voer hy aan die baie ander werk wat hy in die Kerk doen, en sy verpligtinge op die rade en kommissie waarop hy dien. Die Kerkraad hervat dadelik sy beroepswerksaamhede en beroep prop. T. F. Dreyer. Hy bedank egter en die Kerkraad besluit om nou eers weer later te beroep.

En dit was in hierdie tyd dat die Gemeente begin ongeduldig word het met die persoon wat verantwoordelik was dat die klok gebreek het en besluit het om 'n nuwe te koop en die rekening aan die betrokke persoon te stuur. Die saak het egter nog maande gesloer totdat ene mnr. Van Niekerk 'n tjek van £97. 10. 0 aan die Gemeente gestuur het vir die nuwe klok wat hy laat breek het. Die Kerkraad het egter net £50 geneem en die res aan hom terugbetaal. Toe die nuwe klok gekoop is, het die Gemeente besluit om 'n kamertjie aan te bou by die Kerk en die klok daarop te plaas. Dit is gedoen, maar toe barste in die mure van die kerkgebou verskyn, het die Kerkraad besluit om die klok op ysterstaanders 'n entjie weg van die Kerk af op te rig. Teen 1953 was die werk dan ook gedoen deur ouderlinge Gawie van der Gryp en F. Oosthuizen.

Aan die begin van 1947 het Gemeente weer ernstig geword om 'n pastorie te bou. Die nuwe belangstelling het begin met 'n groot gemeente-basaar in Augustus tydens die Nagmaalsviering. Byna £400 is ingesamel. Br. Frikkie Botha, voorheen diaken, is weer op die Kerkraad gekies, dié keer as ouderling, en hy sou 'n groot rol speel in die verwerking van die pastoriebou. Hy was 'n kampvegter vir basaars en funksies in die wyke, en het hom gedurig hiervoor beywer. Die volgende twee jaar was finansieël vir die Gemeente twee baie goeie jare, want toe die tender vir die pastorie toegeken is, was slegs £1,500 kort op die tender bedrag van £4,175. 5. 7.

Op 11 Desember 1947 vergader die Kerkraad om te beroep en bring 'n beroep uit op prop. J. H. van Staden. Hy bedank egter en op 7 Feb-

ruarie word ds. S. P. J. J. van Rensburg van Potchefstroom beroep. Hy bedank, en ds. C. H. Muller word beroep. Hy bedank ook en toe besluit die Kerkraad om hulp te vra by ds. W. F. Huyzers vir ses maande totdat die proponente beroepbaar gestel word. Hy sien egter nie sy weg oop nie en só vergader die Kerkraad op 12 Februarie 1949 om weer te beroep. Die keuse val dié keer op prop. C. G. Botha en hy neem dit aan. Nadat die Gemeente vyf jaar vakant was, het hy weer 'n vaste predikant kon ontvang.

Intussen was dit die lot van die Kerkraad dat hy moes afskeid neem van een van sy oudste lede, naamlik ouderling A. H. A. P. (Hendrik) Helberg. Op die Kerkraadsvergadering van 7 Augustus 1948 dien hy sy bedanking in as lid van die Kerkraad omdat hy gaan verhuis na Oos-Afrika. Só verloor die Gemeeente in hom 'n troue lidmaat en bruikbare ampsdraer, want vir twintig jaar het hy op die Kerkraad gedien, eers as diaken, en sedert Augustus 1944 as ouderling, en van die tyd dat die Gemeente 'n orrel as geskenk van die Jongelinge-vereniging ontvang het as orrelis, verder ook as scriba van die Gemeente vir etlike jare. Ds. A. J. G. Oosthuizen het die woord van dank en groot waardering van die Kerkraad en Gemeente aan hom oorgebring. Die Kerkraad het hierop besluit om aan hom 'n goue horlosie te skenk as aandenking.

Op 6 Maart 1949 om 3 nm. lewer ds. Botha sy intreerede en word hy die eerste predikant van Laeveld wat selfstandig beroep het sonder in kombinasie te tree met die doel om te kan beroep. Tog word Zoemekaar berig van die feit dat Laeveld nou sy eie predikant het, en dat die onderhandelings wat hulle begeer het, nou aangekoop kan word. Op 14 Januarie 1950 kom die kombinasie dan ook formeel tot stand in 'n Kerkraadsvergadering op Duiwelskloof.

Met die koms van sy predikant het die Kerkraad van Laëveld te staan gekom voor die verpligting om vir hom huisvesting te gee. Omdat ds. Botha nog nie getroud was nie, het hy ingestem om te loseer. Die Kerkraad het ouderlinge H. P. van Schalkwyk en F. J. H. Botha opgedra om die predikant hiermee te help. Intussen moes die Kerkraad voorsiening maak vir 'n pastorie. Aanvanklik is daaraan gedink om 'n huis te koop, maar die Kerkraad het besluit dat dit beter is om te bou. Die vraag het nou ontstaan : WAAR ? Toe is besluit om die lot te werp; en die lot het op Tzaneen geval. Op 7 Mei 1949 vergader die Gemeente en word die boukommissie gekies, bestaande uit : Ouderlinge W. H. Lombard, C. S. Muller, F. J. H. Botha en G. J. van der Gryp; Broeders: H. J. Schoeman, F. Kruger, C. J. van Schalkwyk, Thys Marais en Willie Viljoen. Hierdie kommissie is opdrag gegee om dadelik te begin met hulle werksaamhede. Bouplanne is gevra en gou was die planne gereed. Teen 'n tenderprys van £4,175. 5. 7. is die pastorie per kontrak opgerig in 'n betreklike kort tyd, en het die predikant wat intussen in die huwelik getree het op 8 Oktober 1949, sy intrek geneem.

Op die Kerkraadsvergadering van 11 Februarie 1950 het oudl. Willie Lombard bedank as kassier ná byna 20 jaar diens. In sy plek is br. Thys Marais gekies. Ook oudl. Gawie van de Gryp bedank as scriba ná vyf jaar diens, en diak. C. J. van Schalkwyk is in sy plek gekies.

Die Gemeente en sy ampsdraers was steeds bereid om groot offers te bring vir die diens van die Here. Só vind ons dat oudl. Frikkie Botha

gekies is om 'n naweekkursus vir Sondagskoolonderwysers op Krugersdorp te gaan bywoon op 20 en 21 Mei 1950. En verder sien ons hoe die Gemeente gunstig reageer op 'n beroep van die Hoogeerwaarde Algemene Kerkvergadering om sy deel, 'n bedrag van £400, by te dra tot die Hulpbehoewende Gemeentefonds om die 100 jarige bestaan van die Kerk Sinodaal-georganiseerd te herdenk, soos dit hier in Transvaal bestaan.

Deurentyd was daar gestadigde groei in die getal lidmate. In Duiwelskloof is meer wyke ingesny en meer kerkraadslede gekies, onder andere P. C. Smit as ouderling en P. H. C. Horn as diaken. Ook na die ooste was daar groot uitbreiding en daar moes gedurig nuwe wyke gesny word. Die Kerkraad het dit selfs goed gevind om grond aan te koop op Gravelotte in 1952. Teen Maart 1952 het ds. Botha reêds sy derde beroep bedank. Hieroor was die Kerkraad baie dankbaar en het hy by monde van oudl. C. S. Miller sy dank aan ds. Botha betuig vir sy besluit om langer by hulle te bly.

In hierdie tyd het diak. C. J. van Schalkwyk ook bedank as diaken en scriba, en is in sy plek gekies as scriba oudl. S. J. (Fanie) Marais wat vir baie jare die latere Gemeente Tzaneen sou bedien in hierdie hoedanigheid. In Julie-maand is Br. H. J. Boshoff as diaken gekies in wie die Gemeente ook 'n groot krag gevind het.

Gedurende 1953 gaan daar stemme op vir die bou van 'n kerk op Tzaneen. Die Gemeente het op sy vergadering van 9 Mei besluit om 'n boufonds vir die bou van 'n kerk op Tzaneen te stig, en die Kerkraadsvergadering van 22 Augustus kies toe die kerkbou-kommissie wat bestaan het uit : die voorsitter en kassier ampshalwe, oudle. S. J. Marais, W. H. Lombard, P. Oosthuizen, H. P. van Schalkwyk; diaken H. J. Boshoff en br. A. L. le Roux.

Hierdie boukommissie se eerste rapport aan die Kerkraad spreek van 'n drie jaar bou - program met fondsinsameling, en 'n kerk met 450 - 500 sitjlekke wat £20,000 kis. Op hierdie stadium bedank diak. M. J. Marais as diaken en kassier, en is br. R. J. Els gekies as kassier.

## AFSTIGTING VAN GEMEENTE TZANEEN.

Toe dit duidelik blyk dat die bou van 'n kerk op Tzaneen 'n uitgemaakte saak is, kom die gedagte van afstigting na vore. Op 'n Gemeentevergadering gehou op 6 Februarie 1954 het br. F. J. H. Botha, 'n gewese diaken en ouderling, voorgestel dat Tzaneen as 'n selfstandige Gemeente van Laeveld afgestig word. Hierdie voorstel het algemene instemming geniet en aan die Kerkraad is opdrag gegee om op die saak in te gaan en met die volgende Nagmaalsviering volledig te rapporteer sodat die afstigting kan plaasvind.

Op die Kerkraadsvergadering van 27 Februarie 1954 bespreek die Kerkraad hierdie aangeleentheid, en stel hulle die aanbevelings op skrif vir die Gemeentevergadering. Die grense word bepaal, die naam van die te-af-te-stigte Gemeente, die verdeling van eiendomme en ander bates en die posisie met die predikant. As afstigtingskommissie is gekies : Vir Duiwelskloof oudl. G. J. van der Gryp en br. F. J. H. Botha; en vir Tzaneen oudl. W. H. Lombard en diak H. J. Boshoff, met die voorsitter, scriba en kassier ampshalwe. Op die Gemeentevergadering van 1 Mei

1954 is die rapport van die Kerkraad aan die Gemeente voorgelê met sy aanbevelings. Ná deeglike bespreking is die rapport aanvaar met enkele wysiginge en is die nuwe Gemeente Tzaneen afgestig.

## GEMEENTE LAEVELD KOMBINEER MET ZOEKMEKAAR EN TZANEEN

Deur die belanghebbendes by die bediening van ds. Botha is 'n gekombineerde Kerkraadsvergadering gehou op 19 Junie 1954 om die moontlikheid van 'n kombinasie te ondersoek. By hierdie geleentheid bedank oudl. S. J. Marais as scriba en br. R. J. Els as kassier van die Gemeente Laeveld omdat hulle onder die nuwe Gemeente resorteer. As scriba en kassier van die Gemeente Laeveld is toe onderskeidelik verkies oudl. P. C. Smit en br. F. J. H. Botha wat vandag nog hierdie ampte in die Gemeente beklee. Ná 'n bespreking van die kombinasie-voorwaardes waartoe elkeen van die Gemeentes ingestem het, het die kombinasie tot stand gekom.

Kort hierna het ds. Botha 'n beroep ontvang na Noord-Westelike Pretoria en dit aangeneem. In hierdie tyd was ds. J. P. B. Venter van Louis Trichardt die konsulent.



**Die Kerkraad saam met ds. en mev. C. G. Botha en ds. J. P. B. Venter by geleentheid van die afskeid van ds. Botha op 24 November 1954.**

### Die jare 1955 tot 1961.

Gedurende hierdie jare het die Gemeente dit nie breed gehad nie, maar het hy onder die vasberade leiding van die Kerkraad stadig maar seker tot sy reg gekom. Daar was spanwerk met manne aan die stuur wat geweet het waarheen hulle wil. Daarom het die gemeentelike or-

ganisasie stewig gebly en kon die inkomste steeds styg. As Sondagskool-superintendent is benoem br. Sico van der Gryp wat hierdie werk vandag nog met groot onderskeiding en liefde doen. Benewens die scriba en kassier wat nog al die jare hulle plek volstaan, is daar ook nog manne soos diak. F. J. Botha, en oudl. Gawie van der Gryp wat steeds in die diens staan. Vir jare ná die afstigting van Tzaneen was daar nog manne wat hulle beste vir die Kerk gegee het; ons dink aan oud-oudl. D. J. Venter, oudl. W. H. Viljoen Strydom, oudl. Jannie Botha, oudl. Albert van Schalkwyk, diak. P. H. C. Horn, oorlede diak. P. Venter, diak. Z. J. Pretorius, P. R. Botha, diaken Fritz de Beer.

Nadat ds. Botha vertrek het, wou die Kerkraad nie weer met Tzaneen kombineer nie. Hulle het volstaan met die dienste wat konsulente hulle kon gee. Prop. Visser is op Tzaneen ontvang en bevestig, maar Laeveld het sy weg nie oopgesien om 'n predikant „met Tzaneen te deel nie".

Vir die volle dienstyd van ds. H. R. Visser in die Gemeente Tzaneen het die Gemeente Laeveld slegs konsulentsbediening gehad, maar toe ds. Venter die beroep na Elsburg aangeneem het in 1957 het die Gemeente weer begin dink aan kombinasie met 'n buurgemeente. Dit kom tot stand in Augustus 1958 en duur tot 1960 nadat ds. H. J. Geyser wat predikant van Tzaneen geword het in die plek van ds. Visser wat na Oos-Afrika gegaan om die Gemeentes aldaar te bedien, daartoe ingewillig het. Hierdie kombinasie het die Gemeente ten goede voordeel gestrek en beslis daartoe gelei dat daadwerklike planne beraam is om 'n pastorie te bou en selfstandig te beroep. Onder die bekwame leiding van ds. Geyser het die boufonds in hierdie twee jaar gestyg van £1,670 tot £2,180 terwyl 'n verdere £1,700 deur die gemeentelede belowe is.

Tydens die bediening van ds. Geyser was die Gemeente bevoorreg om Prof. dr. A. D. Pont as gasprediker te hê met die Nagmaal in Februarie 1959. Ook prof. dr. E. S. Mulder het dikwels eredienste in die Gemeente gelei, en sy optrede is altyd hoog op prys gestel.

Maar die tyd het nader gekom dat Laeveld sou beroep. Dit het vereis dat die pastorie gebou moes word. Die Gemeente het twee erwe gehad waarop gebou kon word, nl. langs die Kerk of in die nuwe dorpsuitbreiding. Hier het die Kerkraad hulle laat lei deur die advies van die argitek wat aanbeveel het dat in die nuwe uitbreiding gebou moet word. Die Gemeente het ook so besluit. Argitek Biccard van Tzaneen is aangestel om sketsplanne voor te lê. Die boukommissie het dit goedgekeur en opdrag gegee om die planne op te stel. Pastorie-bou het 'n werklikheid geword ná baie jare se voorbereiding.

Ds. G. C. Coetzee was in hierdie tyd voorsitter van die Kerkraad, en met sy eerste vergadering op 30 Julie 1960 het die Kerkraad 'n afvaardiging gekies om na Zoekmekaar te gaan insake moontlike kombinasie. Vir dié doel is gekies oudl. P. C. Smit, G. J. van der Gryp en D. J. Riekert. Op 13 Oktober rapporteer die kommissie dat die Kerkraad van Zoekmekaar gretig is om in kombinasie te tree met Laeveld en spoedig met onderhandelings ten opsigte van die ooreenkoms te wil begin. Dié gekombineerde Kerkraadsvergadering is gehou op 30 November 1960 waar die twee Kerkrade t.w. Laeveld en Zoekmekaar, met hulle konsulente vergader het en tot 'n ooreenkoms geraak het.

Die Gekombineerde Kerkraadsvergadering waarop beroep is, is gehou te Zoekmekaar op 28 Januarie 1961. Onder die voorsitterskap van ds. G. C. Coetzee, die konsulent van Laëveld, beroep die twee Gemeentes Ds. P. W. van Heerden, predikant van die Koperstreek-Gemeentes in Noord Rhodesië. Hy aanvaar die beroep en is die naweek van 13 Mei in die Gemeente ontvang en bevestig. Prof. dr. H. P. Wolmarans het die bevestiging waargeneem.

Op die tydstip wat ds. Van Heerden predikant van die Gemeente geword het, was die pastorie se tender reeds toegeken aan mnr. G. Dagutat, bou-aannemer van Tzaneen, en het die bouwerksaamhede in aanvang geneem. Met 'n boufonds van R7,392-00 en 'n aantal beloofde bydraes onderneem die Kerkraad die werk van R12,500-00 wat hy in Desember-maand ontvang het. Die pastorie, 'n sieraad en die trots van die Gemeente, het in die 45ste jaar van die bestaan van die Gemeente 'n werklikheid geword.

Onder die besef dat hulle kerkgebou reeds meer as 40 jaar in gebruik is en duidelik tekens van verweer toon, het die Gemeente teen die einde van 1965 besluit om 'n stuk grond aan te koop geleë aan die hoofstraat, groot 8 morg, met die doel om wanneer dit nodig word daar 'n nuwe kerkgebou op te rig.

Op 22 Mei 1966 raak die Gemeente weer vakant as ds. en mevrou van Heerden afskeid neem van die Gemeente ná 'n dienstyd van 5 jaar. Ds. H. J. Geyser, konsulent, neem waar tot met die Ringsvergadering in Junie 1966.

Wanneer 'n mens die geskiedenis van die Gemeente Laeveld gelowig deurskou, dan sien jy die onbetwisbare leiding van God, want in die Laeveld gaan die geskiedenis van die Kerk die geskiedenis van die gebiedsontwikkeling vooraf. Geslagte kom en geslagte gaan — maar die diens van die Here bly staan.

Die landelike karakter van die Laeveld is tans nog sterk, terwyl groot ontwikkelings voor die deur staan. Die belangrikheid van die potensiaal van die gebied sentreer om die grondstowwe, en die klimaat wat hom wonderlik leen vir binnelandse vakansie-oorde. Van die Noord Transvaalse Laeveld kan gesê word dat groot uitbreidings in die toekoms lê, ook wat die Kerk van Jesus Christus betref.

Soli Deo Gloria

